SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 3 NOVEMBER 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

NOMINASIES VIR RAADSLEDE VIR DIE SARL EN MOSIES VIR DIE AJV INGEWAG

HERDENKINGSDIENS OP 10 NOVEMBER

ARRL LAAT FREKWENSIEMEETTOETS HERLEEF

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARL-nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf-gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

NOMINASIES VIR RAADSLEDE VIR DIE SARL

Alle huidige raadslede van die SARL tree uit tydens sy volgende AJV wat op 29 Maart 2003 in Bloemfontein plaasvind en ter voorbreiding vir die gebeurtenis word nominasies vir raadslede ingewag in terme van reël 16.2 van SARL-lede om hierdie vakatures te vul. Indien meer as 15 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word.

Elke nominasie moet die volgende insluit:

1. Die volle name, roepsein en adres van die genomineerde;
2. 'n Amateurradio georiënteerde CV van nie meer as 200 woorde;
3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy die nominasie aanvaar en op die raad van die SARL sal dien indien verkies;
4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller sowel as 'n sekondant onderteken wees;
5. Alleenlik ten volle opbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel of sekondeer.

MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Mosies vir voorlegging en oorweging by die Algemene Jaarvergadering van die SARL op 29 Maart 2003 in Bloemfontein word vanaf lede ingewag.

Elke mosie moet die volgende bevat;

1. 'n Bondige bewoording van die mosie;
2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie;
3. Elke mosie moet deur die voorsteller en sekondant onderteken wees.

Nominasies sowel as mosies moet Die Sekretaris nie later as 30 November bereik nie. Dit moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL, en gepos word na Posbus 1721, Strubensvallei, 1735 of gefaks word aan 011 675 2793. Ander kontakbesonderhede is Tel 011 675 2793 en e-pos admin@sarl.org.za.

Vir meer inligting aangaande Pieke op die Lug, besoek hul webblad www.sota.org.uk.

HERDENKINGSDIENS OP 10 NOVEMBER

Die jaarlikse herdenkingsdiens vir radioamateurs wat hulle lewens opgeoffer het in diens van Suid-Afrika word volgende Sondag 10 November om 10:45 oor al die senders van Radio-Sonder-Grense uitgesaai. Die diens word gelei deur Ds Lendus de Villiers, ZS6LLV, leraar van die NG-gemeente Rietfontein-Noord in Pretoria. Ons versoek dat amateurs radiostilte sal handhaaf gedurende die uitsending en waar moontlik die diens oor herhalers herlei.

FOUTIEWE REKENINGE AAN KANDIDATE VIR DIE MEI 2002 RAE

Dit is onder die SARL se aandag gebring dat ICASA aan alle kandidate wat die RAE in MEI 2002 geskryf en geslaag het, rekenings uitgestuur het vir die betaling van hulle sertifikaatkoste en gedeelte van lisensiefooie vir 2002.

Hierdie kostes was egter ingesluit by die inskrywingsfooi van die RAE en is deur die SARL aan ICASA betaal. Die SARL is tans in verbinding met ICASA om hierdie probleem op te los.

Indien u reeds hierdie rekening vereffen het, sal u rekening vir volgende jaar met die bedrag gekrediteer word.

SARL WEBWERFSTATISTIEKE VIR OKTOBER

Hier volg die statistieke vir die SARL se webwerf vir Oktober.

Besoekers: Totaal tot datum 13 430; Gemiddeld per dag 69; Gemid tydsduur per besoek 3m 41s. Die meerderheid van die besoekers kom steeds uit Suid-Afrika en Europa maar ons kry besoek uit alle wêrelddele. (Daar wasbaie hoë besoekspitse tydens die bekendstelling van die RAE-uitslae).

Lede alleen: Sedert die rekordhouding van besoeke deur lede alleen vanaf laat April, het 470 lede ingeklok. Dit beteken dat ongeveer 40% lede die webdiens ondersteun en sowat dubbel die getal die diens indirek ondersteun.

Nog 'n interessante feit is dat lede wat die webblad gebruik het, hulle lidmaatskap hernu het. Baie min van hierdie persone het nie hernu nie.

Mees populêre bladsye is: No. 10 Radioamateurs Eksamenblad; No. 9 Die Elektroniese Roepseinboekopdateringslêer; No. 8 Lede se Tuisblad; No. 7 Die Soekblad'; No. 6 Die Nuus; No. 5 Interessante Items; No. 4 Die SARL Nuus in Engels; No. 3 Die Terreinkaart; No. 2 Die SARL se aanlyn Roepseinboek; No. 1 Die Kort Boodskap forum en Ruilwinkel;

Opmerking: Die Afrikaanse nuus het in populariteit afgeneem en is nou slegs No 13 op die lys.

Gebruik van Roepseinboek: Sedert rekord gehou word was 1292 roepseine opgesoek tydens 2800 navrae.

Interaksie met lede: Gedurende die maand is besonderhede van 38 lede opgedateer en 58 lede is van hulle wagwoorde herinner. @ klubrekords is ook op datum gebring. Die nuwe aanlyn lidmaatskapaansoekvorm het 12 nuwe lede gedurende September ingeskryf.

Bulletinposlys: Die outomatiese versendingslys stuur 310 kopieë van die bulletin 276 persone direk vanaf die webwerf, 70% Engels en 30% Afrikaans; party ontvang die Engelse sowel as die Afrikaanse bulletin.

Spesiale dank deur Richard, ZS2CLI, aan al die bydraers van inligting en opdaterings aan inligting en rekords en ook spesiale dank aan Richard vir al sy tyd en toewyding om 'n uitstekende taak te verrig, ons waardeer dit almal.

NARS E-POS MODEM BUITE WERKING

Neem asseblief kennis dat daar vertragings sal voorkom met die hantering van e-pos wat aan die SARL kantoor by die NARS gestuur word sedert Woensdag nie. Die modem sal in die komende week herstel of vervang word. Die telefone en faksmasjien is nog in goeie werkende toestand.

ARRL LAAT FREKWENSIEMEETTOETS HERLEEF

Die volgende is 'n verkorte uittreksel uit hierdie naweek se nuusbulletin van die ARRL en is miskien die moeite werd en die onderwerp moet miskien hier ook aandag geniet.

Die frekwensiemeettoets, FMT, 'n ARRL gebruik vir meer as 50 jaar, sal vroeg hierdie maand terugkom. 'n FMT-uitsending sal die W1AW ESB-bulletin op 7 November om 02:45 UTC (Woensdag 6 November in VSA-tydsones) vervang.

In 'n Oktober 2002 QST-artikel waarin bydraende redakteur Ward Silver, N0AX, die kuns en wetenskap van van frekwensiemeting beskryf, sê hy "die toetse sal van amateurs die bekwaamheid van meting van belangrike bedryfsparameters toets, hulle begrip van komplekse radios verbeter en hulle 'n beter verstandelike prent van hul uitgesende seine gee. Die doel is 'n meer tegniese bewuste amateur met vertroue in voldoening aan FCC-regulasies".

Vandag se amateurs neig om die akkuraatheid van van hulle send/ontvangers se frekwensieuitlees as korrek te aanvaar. Maar Silver wys in sy artikel daarop deur net eenvoudig op 'n send/ontvanger se digitale uitlees staat te maak kan beteken dat gedeelte van jou sein buitekant die bandgrens is en 'n oortreding van FCC Deel 97 reël kan wees. Send/ontvangers of ontvangers se uitleesakkuraatheid hang uitsluitlik af van die ontvanger se hoofossilator sê hy in QST.

Die beter tegniese kwaliteit van amateurradiotoerusting was een van die primêre redes vir die verval en staking van FMTs in 1980. In vorige dekades daarenteen het duisende amateurs aan FMTs deelgeneem waarvan die eerste in Oktober 1931 gehou is.

Die 2002 FMT sal op die aangewese tyd, 02:45 UTC op 7 November (21:45 EST 6 November) begin met 'n algemene Morsekode "QST" vanaf W1AW op vier amateurfrekwensies. Die toets self sal bestaan uit 20 sekonde dragolf gevolg deur 'n serie van GG-ditte gevolg deur 'n stasie-ID. Die toets sal ongeveer 5 minute duur en sal afsluit met 'n aantal V's en nog 'n stasie-ID. Die benaderde frekwensies is 3 580, 7 047, 14 048 en 21 068 kHz.

Deelname aan hierdie toets mag insiggewend wees indien van die seine hier hoorbaar sal wees, miskien die 14 en 21 MHz-seine, die nagwolwe kan gerus probeer.

Dit is dan die einde van ons nuusbulletin vir vandag.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur ………… vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750, 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. 'n Groot woord van dank aan al diegene wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX